# U goedheid, Heer, kan ons nie peil nie

200












1(b)

Aan U al - leen ons dank en e - re -

U wat ons in u lief - de lei.

U sal ons nooit ver - geet nie, He - re -

U wil ons in u waar - heid lei.

1 1b 2 3

X Lied :

2

U is die Heer wat ons gemaak het,
voor U kom ons, u skepsels, staan;
U is die Heer wat steeds gewaak het,
deur wie ons gans en al bestaan.
U bring in ons gemoed die vrede,
U sterk ons gees met nuwe krag;
U gee u lig ook oor ons rede -
Dis U van wie ons heil verwag.

3

Sou ek, o Heer, U nie vereer nie,
sou ek u goedheid nie verstaan?
Sou U my raad gee, ek nie leer nie,
die weg wat U my wys nie gaan?
Nee, Heer, U rig my wil en strewe;
u Woord bly my gedurig by.
Vul met u liefde ook my lewe
om my in alles U te wy.